SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 31 OKTOBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

STIL SLEUTEL.

Dis is met leedwese dat die Pretoria Amateurradioklub die heengaan van Henry Arnoldus Hattingh, ZS6SO - ook bekend as "Spider" - verlede week as gevolg van longkanker moet aankondig. Na 'n militêre loopbaan was hy 'n kontrakteur by 'n kommersiële radiostasie en 'n liefhebber van amateurrekenaarprogramme en party digitale modusse. Hy was baie bekend in die Pretoria area vir sy onbaatsugtige werk en hulp onder die amateurs sowel as klubs. Hy is 'n groot verlies vir ons stokperdjie. Spider ons salueer jou. Ons innige meegevoel gaan aan sy LV Jean, 2 dogters, 'n seun en kleindogter ander familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS

NOVEMBER RAE

NOMINASIES VIR RAADSLEDE VIR DIE SARL

MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

NOMINASIES INGEWAG VIR SARL-TOEKENNINGS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

LET OP NA WAT U OP DIE LUG Sê

As radioamateurs, mag ons met ander gelisensieerde amateurstasies op die toegekende amateurfrekwensies gesels. Ons gesprekke behoort beperk te word tot kommentaar van 'n tegniese aard, van 'n persoonlike aard en ander items

van gemeenskaplike belang. mMaar is hulle? Luister op die herhalers en op HF en jy gaan baie dinge hoor wat nie van 'n tegniese of persoonlike aard is nie. Van die kommentaar en gesprekke kan as beledigend en onvanpas beskou word, daar word baie keer seksistise en rassistise opmerkings gemaak..Kom ons hou by die reëls, hou die gesprekke by amateurradio en ons stokperdjie.

HET U REEDS U SARL-LIDMAATSKAP BETAAL?

Vandag, Sondag 31 Oktober 2004 is die afsnydatum vir u SARL-lidmaatskap. Volgens statistiek vanaf die SARL-webwerf is daar ongeveer 300 lede wat nog nie hernu het nie.

Die Raad van die SARL wil graag hê u moet dink oor die lidmaatskap en dat die hernuwing vroeg Maandagoggend afgehandel sal word. Ledegelde kan direk in die SARL se bankrekening inbetaal word. Die rekeningbesonderhede is Standardbank, Killarneytak, Johannesburg. Die rekeningnommer is 001 682 059 en die takkode 007 205, dit is 'n tjekrekening. U kan natuurlik ook u lidmaatskap hernu deur van die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za gebruik te maak.

U is belangrik vir ons!

JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS

Die jaarlikse herdenkingsdiens ter ere van radioamateurs wat in diens van Suid-Afrika gesterf het, word op Sondag 14 November om 10:45 oor die senders van Radio Sonder Grense uitgesaai. Die diens word gelei deur Ds. Hannes Enslin, ZR6JDE, leraar van die NG Gemeente, Silverton. Ons versoek dat amateurs gedurende die uitsending radiostilte sal handhaaf.

NOVEMBER RAE

Die eksamennommers vir die November RAE is op die webblad van die SARL beskikbaar. Kandidate sal ook eersdaags per pos van hul eksamennommers en besonderhede van eksamenlokale in kennis gestel word.

Die eksamen vind op 18 November om 19:00 by verskeie sentrums regoor Suid Afrika plaas.

NOMINASIES VIR RAADSLEDE VIR DIE SARL

Alle huidige raadslede van die SARL tree tydens sy volgende AJV wat op 9 April 2005 plaasvind uit en ter voorbreiding vir die gebeurtenis word nominasies vir raadslede in terme van reël 16.2, van SARL-lede ingewag om hierdie vakatures te vul. Indien meer as 15 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word.

Elke nominasie moet die volgende insluit:

1. Die volle name, roepsein en adres van die genomineerde;
2. 'n Amateurradio georiënteerde CV van nie meer as 200 woorde nie;
3. 'n Ondertekende verklaring van die genomineerde dat hy/sy die nominasie aanvaar en op die raad van die SARL sal dien indien verkies;

4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller sowel as 'n sekondant onderteken wees;
5. Alleenlik ten volle opbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel of sekondeer.

MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Mosies vir voorlegging en oorweging by die Algemene Jaarvergadering van die SARL op 9 April 2005 word vanaf lede ingewag.

Elke mosie moet die volgende bevat:

1. 'n Bondige bewoording van die mosie;
2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie;
3. Elke mosie moet deur die voorsteller en sekondant onderteken wees.

Nominasies sowel as mosies moet Die Sekretaris nie later as 30 November bereik nie. Dit moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL, en gepos word na Posbus 1721, Strubensvallei, 1735 of gefaks word aan 011 675 2793.

NOMINASIES INGEWAG VIR SARL-TOEKENNINGS

Nominasies word ingewag vir die volgende SARL-toekennings vir prestasies gedurende die afgelope jaar behaal:

1. Lewenslange Erelidmaatskap (SARL se hoogste toekenning)
2. Willie Wilson Goue-Wapen (vir uitsonderlike en voortreflike diens aan die Liga.)
3. Jack Twine Toekenning (aan amateurs wie in die opinie van hul medeamateurs en die Raad van die Liga, die voorbeeld is van die goeie eienskappe wat 'n Radioamateur moet hê.)
4. Arthur Hemsley 2 meter Trofee (vir uitsonderlike prestasie op AMA of soortgelyke troposferiese voortplanting.)
5. Barney Joel Trofee (vir die beste vertoning op HF terwyl mobiel.)
6. Joseph White Plaak (vir uitsonderlike prestasies op die 432MHz band.)
7. Bert Buckley Sesmeter Trofee (vir individuele prestasie in die 6 meter band.)
8. ICOM Uitmuntendheids Trofee (aan 'n amateur vir internasionale erkenning verkry vir Suid-Afrika, in die Amateurdiens.)
9. RadioZS BHF Trofee (langste afstand behaal in die 2 meterband.)

Die name van die genominerde sowel as die toekenning, tesame met 'n kort motivering moet gestuur word aan Die Sekretaris, SARL, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735 of per e-pos aan secretary@sarl.org.za of per faks aan 011 675 2793 voor 30 November 2004.

BYEENKOMS BY DIE RANDSE LUGHAWE

Op Saterdag 13 November 2004 sal die Hoëveldtak, die Suidelike Voorstedeklub en die Antieke Draadloosassosiasie 'n vergadering by die Transvaal Lugvaartklub (TLK) by die Randse Lughawe hou. Beginnende om 10:00 sluit dit aantrekkings

in soos ’n radiostasie, besoeke aan die Lebombo, die afgetrede 747 en die Museum van die Suid-Afrikaanse Lugdiens wat baie ou radios vertoon. Volle spyseniering is beskikbaar, met dank aan die TLK. Amateurs in die Gauteng area word uitgenooi om aan te sluit vir ’n dag van radio- en lugvaartpret.

Die TLK is net af van Russelstraat in die noordooste van die Randse Lughawe en word in die Johannesburgse straatgids aangedui.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Kobus, ZS6KOD, ons gewone bydraer vir hierdie item is uitstedig en dus het ons in die nuusbrief van die ARRL gaan kyk wat aan die gebeur is. Hul kundige “Verskietende ster” tad Cook, K7RA, van Seattle, Washington rapporteer: Die afgelope week was fantasties vir HF-voortplanting! Die son was gepeper met sonvlekke, en - beste van alles - daar was geen geomagnetiese versteurings nie. Dit is ’n ongewone kombinasie om sulke lae geomagnetiese indekse te ondervind terwyl sonvlekgetalle hoog is. Wat kan beter wees vir die CQ Wêreldwye DX ESB-kompetisie hierdie naweek?

Vanaf verlede week het die die daaglikse sonvlekgetal meer as verdubbel, dit het met meer as 75 punte tot 140,7 gestyg. Op Sondag 24 Oktober was dit die hoogste op 178. Dit was sedert 30 November verlede jaar nooit so hoog nie!

Verwag uitstekende toestande vir die CQ WW, en verwag dat die hoër HF-bande baie DX sal oplewer. Die gemiddelde sonvloed vir die afgelope week was ongeveer 131, en jy kan ’n voortgaande vloed van 130 en 135 regdeur die naweek verwag.

Sonvlekgetalle vir 21 tot 27 Oktober was 112, 134, 141, 178, 146, 124 en 150, met ’n gemiddelde van 140,7.

DAGBOEK VAN GEBEURE 13 November Byeenkoms by die Randse lughawe; 14 November Jaarlikse herdenkingsdiens; 18 November Volgende RA-eksamen; 21 November Volgende Presidentsnet en Integnet; 30 November 2004 Laaste dag vir indiening vir Nominasies en Mosies vir 2005 AJV; 9 April 2005 AJV van die SARL.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees is deur …….. vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX